# Prins Alfred's Pas - ‘n Juweel van altwee kante af.



**GeelKameel** 2006-10-28

Van juweelroetes gepraat, die Prins Alfred's pas tussen Keurboomsrivier aan die kus en Avontuur in die Langkloof is een van hulle. Die pas is deur Thomas Bain gebou en in 1867 voltooi. Dit begin met die R340 by die N2 brug oor die Keurboomsrivier. Dit loop verby Wittedrift totdat dit sowat 20km verder by die R339 aansluit.

Rustig verby plase en tussen die groen lower van groot bome deur. Uitstekende pad oppervlak wat mens kans gee om rond te kyk. Dit het onlangs gereen en die grond is net-net aan die uitdroog. Geen stof en geen tegniese kolle.





By die aansluiting regs in die rigting van Avontuur. Weereens ‘n uitstekende padoppervlak. Geen sand, klippe of los gruis. Daar is wel kort draaie. Baie van hulle. Hulle kom onophoudelik op jou af. G’n kans om te probeer jaag nie. Maar geen draai hou tegniese verrassings in nie. Die gevolg is dat jy werklik die natuur kan geniet. Van die aansluiting tot by Avontuur is dit ‘n stuk of 40 km. Baie draaie, baie oppe en baie affe.



Die R340 het min of meer drie dele – van N2 se kant af is die eerste deel tussen plase deur en later verby die Kranzbos en Buffelsnek staatsbos. Daarna volg die baie mooi Prins Alfred pas met die klowe aan die Oostekant. Die derde deel is die stuk pad vanaf De Vlugt tot by Avontuur. Nie so mooi soos die eerste twee dele nie, maar lekker om te ry. Steeds rustig. Meer rotskranse en minder groen.

Die Prins Alfred's pas is deur die bekende Thomas Bain gebou. Die pas laat mens baie dink aan die Bainskloof pas, met die netjiese steunwalle van bruin gepakte klip. As jy gedink het die Bainskloof is mooi – stel jou voor dat elke klip in Bainskloof is ‘n groen boom of bos. Dis wat jy hier sien, groen net waar jy kyk. Op plekke is die bome so ruig dat die toppe feitlik aan mekaar raak bokant jou. In die klowe is daar ‘n element van die Meiringspoort met die hoe”oranje rotsformasies. Oral plase met perde en beeste wat in grasgroen valleie wei.






Twee baie mooi watervalle teenaan die pad vang vinnig jou oog. Jy kan nie anders nie as om te stop en die omgewing in te drink. Ek is seker die poele is swembaar. Net sit en kyk is vir my genoeg (ek vind koue water veels te nat op my lyf).





Ek is nie seker waar die pas begin en eindig nie. Dalk in die digbegroeide bos voordat jy hoog opstyg na ‘n plato. Dalk op die plato voor jy afsak na ‘n tuinroete in die kleine. Of in die R339 (wat ek nie gery het nie. Waar dit begin en eindig is eintlik totaal onbelangrik.



Die plato het skaars begin of die wereld gaan skielik oop voor jou en jy kyk af op ‘n wye vallei in die boloop van die Keurboomsrivier. ‘n Forelplaas, gastehuise en kronkelpaadjies. Net waar jy kyk sien jy sulke spoorpaadjies wat teen die oorkantste steiltes uitkronkel, of in die kloof se bodem wys waar dit die gelykste is. ‘n Bree rivierbedding wat soos ‘n F1 renbaan lyk – elke draai in die rivier het so’n wit streep aan die buitekant sodat die water, wanneer dit te vinnig afkom, ‘n plek het om sy draai te kan maak.

Verderaan sak die pad weer af in ‘n smal klofie. Onder in die holte van die kloof is die De Vlugt rusplek. Buite is ‘n tafel met sitbanke, ‘n lekker werfhond, beeste en kalwers wat maak asof jy nie daar is nie. En groen net waar jy kyk. Binne die karaktervolle geboutjie kry jy yskoue koeldrank uit ‘n parafien-yskas, warm tee of koffie, toebroodjies, lekkers en ‘n wye reeks plaasprodukte op lekker rustige rakke reg

rondom jou. Meer gevorderde lekkernye is “in seisoen’’ te kry. Rede? Afwesigheid van elektriese krag maak dit moeilik om sulke eetgoed vars te hou.

Die eienares, Annelize van Rooyen, het drie jaar gelede die plekkie begin. Oorspronklik is hulle van De Aar en elders in die (warm, droee) Karoo.




Sy het haar naam en adres met ‘n pragtige handskrif geskryf (agterop kwitansie nr 91), asook haar seun se E-mail adres. Die verskeidenheid konfyt en eetgoed wat die rakke vol staan is alles haar handewerk.



Agter die restaurant  is Thomas Bain se kothuis, wat te huur is om in te oornag. Hulle het ook ‘n karavaan staanplek. Dit is ongelukkig bietjie verrinneweer met die groot vloed paar jaar gelede.



Die ry van die N2 af tot by De Vlugt plus die kuier het ongeveer twee uur geduur. Daarvandaan 18 km na Avontuur. Soos Annelize voorspel het, die mooiste dele is van Keurbooms se kant af tot by De Vlugt en ‘n entjie verder.

Die terugry op dieselfde pad was weer byna twee uur. Twee kort ure. Die son het begin sak en dit op sigself het dieselfde dinge soveel anders laat lyk. Dit was ‘n gedurige gestop om iets beter te bekyk.

R340 is ‘n juweel van altwee kante af.

Wat meer is, daar is uitlokkende afdraaipaaie wat wag om verken te word. En die R339 gedeelte....